567

# Die dag wat U, o Heer, gegee het

Die dag wat U, o Heer, ge - gee het,
is nou ver - by, die nag kom aan;
soos U ons mô - re - lied ont-vang het,
neem nou ons nag - ge - bed ook aan.

2

Dieselfde son wat hier aan't kwyn is,

bring oor die see weer oggendlig -

voortdurend klink deur mensestemme

'n bede of 'n lofgedig.

3

Soos sonder einde son en skemer
steeds om die hele aarde gaan,
so sing en bid ons broers en susters
waar hul ook al voor U kom staan.

4

Ons dank U, Heer, dat U nie slaap nie -

by U bly dit voortdurend dag;

terwyl dit donker hier by ons is,

hou U deur heel die wêreld wag.

5

U trou staan vas - net aardse ryke
laat onderdane in die steek;
U ryk brei uit en groei voortdurend
tot u Dag groots in glorie breek.